SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA NUUS VIR SONDAG 18 SEPTEMBER 2022

Goeie môre en welkom by die weeklikse nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga, gelees deur ______________________________ (jou naam, roepsein en QTH)

Die Suid-Afrikaanse Radioliga saai elke Sondag nuus bulletins uit in Afrikaans sowel as Engels om 08:15 en 08:30 Sentraal Afrika Tyd onderskeidelik op HF sowel as op verskeie BHF- en UHF-herhalers. Hierdie uitsendings word ook via Echolink herlei deur Johan, ZS6JPL. Die oudio bulletins kan afgelaai word vanaf die Liga **se** webwerf by www.sarl.org.za, terwyl die teks bulletins by https://sarlnewsbulletin.wordpress.com/ afgelaai kan word. Om by die Mailchimp bulletin e-poslys aan te sluit, stuur 'n e-pos aan die SARL Sekretaris.

In die Nuus vandag:

IS JOU KLUB-GRONDWET OP DATUM?

BAIE AMATEUR RADIO GELEENTHEDE OP SATERDAG 24 SEPTEMBER

en

KLUB EN KOMPETISIE NUUS

Bly ingeskakel vir meer inligting oor hierdie en ander interessante nuus items.

IS JOU KLUB-GRONDWET OP DATUM?

Die Raad het 'n aansoek om affiliasie van 'n nuwe Klub ontvang en daar is kennis geneem dat die voorgestelde Klub grondwet nie voldoen aan die wetlike vereistes wat onder andere deur die SAID gestel word nie. Klubs word versoek om hul grondwette na te gaan en die SARL Regsadviseur, Louw Erasmus, ZS6LME by zs6lme@gmail.com te kontak vir bystand om die dokument te wysig om aan die wetlike vereistes te voldoen.

DIE ZS SOTA, FAUNA EN FLORA EN ERFENIS LENTE DAG

Die ZS SOTA, ZSFF en Erfenis Lentedag sal op Saterdag 24 September (Nasionale Braaidag en Erfenisdag) wees. Vir diegene wat beplan om 'n piek, 'n park of 'n erfenisterrein te aktiveer, is dit tyd om te begin kyk na watter piek, park of erfenisterrein jy gaan aktiveer en jou beplande aktiveringstye, plaas asseblief jou beplande aktivering op die WhatsApp SOTA/ POTA groep sodat jagters bewus sal wees van jou aktivering.

Hierdie is pret dag in die natuur en nie 'n kompetisie nie, elke deelnemer sal 'n Lentedag-sertifikaat ontvang of jy daardie pieke, parke of erfenisterreine geaktiveer of gejaag het. Vir aktiveerders is dit pret om te sien of jy piek-tot-piek (S2S) of park-tot-park of erfenis-tot-erfenis of 'n kombinasie van kontakte met ander aktiveerders kan maak en hoeveel jagters jy in jou log kan kry .

SAIEE HISTORIESE AFDELING VIER SA ERFENISDAG 24 SEPTEMBER

Die nalatenskap en geskiedenis van Suid-Afrikaanse Elektriese Ingenieurswese-innovasies is noukeurig saamgestel sodat ons huidige en toekomstige geslagte die beduidende bydrae tot die samelewing van sommige van die reuse van ons veld in die afgelope jare kan leer, geniet en waardeer. Baie van die voordele wat ons vandag geniet, sal beter waardeer word wanneer jy die reis van tegnologie en innovasie sien na die gerief en veiligheid wat ons tans geniet en as vanselfsprekend aanvaar.

Die Johannesburg Kinderhuis, gestig in 1892, wat die oudste liefdadigheidsinstelling in die stad is, sal deelneem asook die ZS6ZU Hammies Radioklub en die Urania Village Community. Die Hammies Radioklub sal die internasionale kommunikasie vermoëns demonstreer vanaf ons eie radiokamer, die ZS6IEE-museumstasie in die Max Clarke-museum en wat deur die Antieke Draadloos Vereniging van Suider-Afrika bedryf word,.

Ander terreine van historiese belang op die kampus, soos die Suid-Afrikaanse Radio Astronomiese Vereniging (SARAO) Teleskoop wat in 1910 gebou is, sal oop wees vir besigtiging. Dit sal 'n Opedag wees van 09:30 tot 15:00 en ons sal koeldrank, tee/koffie, pannekoek, boerewors-rolle, ens., vir besoekers te koop hê. Bring die hele gesin vir 'n baie leersame uitstappie. Die adres is 18A, Gillstraat, Observatory en die ingang is in Innesweg. Aanwysings kan ook op die AWASA-webwerf by www.awasa.org.za gevind word

DIE JAARLIKSE VOORTREKKER KANAAL ROEI GELEENTHEID

Die Voortrekkers hou soos gewoonlik elke jaar op 24 September, Erfenisdag, hulle Kanaal roei avontuur naby Brits in die Noordwes Provinsie. Die pret begin reeds gedurende die aand van 23 September. Gedurende die duur van geleentheid sal 'n amateur stasie met die roepsein ZS9SPD aktief wees. Die stasie sal deur Gerhard, ZS6CRS, bedien word. Alle amateurs, Voortrekkers en Padvinders word uitgenooi om met die stasie kontak te maak op 40 m

Jy luister na nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga.

AMATEUR RADIO BY DIE CENTURION VERENIGING VAN MODEL INGENIEURS LENTE KERMIS

Waarom nie 'n QSO maak met die ZS6STN-veldstasie wat HF-assesserings saam met die RAE-studente sal doen en terselfdertyd Amateur Radio by die Centurion Vereniging Van Model Ingenieurs Lente Kermis sal vertoon. Die CSME Lente kermis is oop vanaf 09:00 tot 16:00 sat op Saterdag 24 en Sondag 25 September. Die adres is 999 Kwikkie Laan, Centurion. Jy word ook uitgenooi om saam met jou gesin deur te kom om die Lente kermis te geniet, 'n miniatuur trein te ry en die ZS6STN Veldstasie te besoek. Hoop om jou op die lug te vang en dalk selfs persoonlik by die ZS6STN-stasie te ontmoet.

KLUB NUUS

Die volgende Sandton ARK Krag Uur Tegniese Praatjie vind vanaf 19:00 SAT op Donderdagaand 29 September plaas. Die onderwerp is “Gebruik die Maan

as 'n tafeltennis vriend" of soos dit meer algemeen bekend is EME, Aarde Maan Aarde of Maan bons. Ons spesiale gas is Pine, ZS6OB, die eerste persoon in Afrika en tweede persoon in die Suidelike Halfrond om 'n DXCC op 144 MHz met EME te bereik, wat ons deur die ingewikkeldhede van weerkaatsende radiogolwe van die maan sal neem, wat bereik kan word deur om dit te doen en watter toerusting nodig is om hierdie wonderlike prestasie te bereik. Die praatjie is oop vir almal, so versprei asseblief die woord en sluit aan by hierdie baie interessante gesprek op die 145 700 herhaler of via EchoLink ZS6STN-R.

Die Oos-Rand Radioklub sê Lente is in die lug en dit is nou die tyd om 'n snuffelmark te hou. Vanaf 10:00 SAT op Saterdag 1 Oktober 2022, sal die mark voortgaan tot 12:45. Om 13:00 hou die Klub 'n AJV vir al die opbetaalde lede. Vriende van die klub is ook welkom om dit by te woon. 'n Tafel of om uit jou motor se kattebak te verkoop is R20-00 - betaalbaar op die dag. Sien jou by die Klubhuis in Ebenezerstraat, Arrowe Park Padvindergronde in Benoni. E-pos ons asseblief op zs6erb@gmail.com as jy navrae het of 'n tafel of motor-kattebak wil bespreek. Ons gaan ook 'n veiling hou... bring baie kontant en Club 675 sal oop wees en worsbroodjies sal beskikbaar wees!

KOMPETISIE NUUS

Agt-en-twintig logstate is ontvang vir die tweede been van die SARL Velddag wat op 3 en 4 September gehou is. Een logstaat is 'n kontrolelog.

Klas A: Veldstasie, Multi-operateur

1ste die Wesrand ARK – 247 730 punte

2de die Noord-Kaap ARK – 168 482 punte

3de die Sandton ARK – 147 362 punte

Klas B – Veldstasie, Multi-operateur, QRP

1ste die Sasolburg ARK – 140 450 punte

Klas C – Veldstasie, enkel operateur

1ste Karin, ZS6MMA – 130 370 punte

2de Vaughn, ZS6VLR – 109 440 punte

3de Anthony, ZS6ANT – 107 330 punte

Klas D – Veldstasie, enkel operateur, QRP

1ste Johannes, ZS4DZ – 138 290 punte

Klas E – Ultra Lig Draagbaar

1ste Phillip, ZS6FY/p – 86 378 punte

Klas F – Agterplaas stasies

1ste Dennis, ZS9HQ/p – 27 216 punte (bedien deur ZS4BS)

Klas G - Algemene Stasies

1ste Romeo, ZS6ARQ – 3 648 punte

2de Peet, ZS4VP – 1 778 punte

3de PEARS – 1 130 punte

HF VOORTPLANTINGSVOORSPELLING

Hannes Coetzee, ZS6BZP, berig dat die verwagte sonaktiwiteitsvlak laag gaan wees. Tans is daar 4 sonvlekke met eenvoudige tot gevorderde magnetiese samestellings sigbaar. Daar is 'n hoë waarskynlikheid vir die voorkoms van C-klas fakkels en 'n lae moontlikheid van M-klas sonfakkels. Diegene wat hulle eie frekwensievoorspellings wil doen, kan 'n verwagte effektiewe sonvlektelling van 71 vir die week gebruik. Radio amateurs kan veral laatmiddag goeie DX openinge op die 10 tot 30 m bande verwag. Besoek gerus die webtuiste spaceweather.sansa.org.za vir meer inligting.

Nou die dagboek van gebeure vir die volgende paar weke:

19 September – die sluitingsdatum vir Klub kompetisie logstate

23 September – die Lente Ewening om 03:03 SAT en registrasie vir die Oktober RAE sluit

24 September – Nasionale Braai- en Erfenisdag, die SOTA, ZSFF en Erfenis Lente Aktiwiteitsdag, die SAIEE historiese afdeling Opedag en die Voortrekker kanaal roei geleentheid

24 en 25 September - die CQ WW RTD kompetisie en die Sandton ARK by die Centurion Vereniging van Model Ingenieurs Lente kermis

25 September – die ZS1 QSO Partytjie

25 tot 27 September - Rosh Hashanah

29 September – die Sandton ARK Krag Uur

30 September – die skole sluit en die sluitingsdatum vir ZS1 logs

1 Oktober – die AWA Buis AM QSO Partytjie, die Oos-Randse snuffelmark en AJV en Internasionale Koffie dag

2 Oktober – die AWA Buis SSB QSO Party

Om die bulletin mee af te sluit, 'n opsomming van ons hoof berig:

Die Raad het 'n aansoek om affiliasie van 'n nuwe Klub ontvang en daar is kennis geneem dat die voorgestelde Klub grondwet nie voldoen aan die wetlike vereistes wat onder andere deur die SAID gestel word nie. Klubs word versoek om hul grondwette na te gaan en die SARL Regsadviseur, Louw Erasmus, ZS6LME by zs6lme@gmail.com te kontak vir bystand om die dokument te wysig om aan die wetlike vereistes te voldoen.

Dit bring ons aan die einde van hierdie bulletin.

Die Suid-Afrikaanse Radioliga se nuus diens nooi klubs en individue uit om nuus brokkies van belang vir radio amateurs en kortgolf luisteraars in te dien. Plaas nuus berigte indien moontlik, in beide Engels en Afrikaans op die Suid-Afrikaanse Radioliga webtuiste onder die 'news inbox' skakel nie later as die Vrydag wat die bulletin datum vooraf gaan nie.

Luister elke Sondag oggend om 10:00 Sentraal Afrika Tyd na "Amateur Radio Today." Daar is herleiding op 7 082 kHz laer syband deur Louis ZS5LP en verskeie herleidings op BHF en UHF frekwensies regoor Suid Africa. 'n Heruitsending deur Andy ZS6ADY vind op Maandae aande om 19:30 Sentraal Afrika Tyd op 3 620 kHz plaas.

Ons ontvang graag jou sein rapporte, kommentaar en voorstelle, stuur 'n e-pos aan artoday@sarl.org.za.

Jy het geluister na 'n nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga, geskryf deur Dennis Green, ZS4BS, geredigeer deur Johan de Bruin, ZS6JHB en gelees deur ....................................

Van die Nuusspan, die beste wense vir die week vorentoe.